109

# PSALM 109

U wat ek loof, God, luis - ter tog

as ek u by - stand vra.

Ek word met woor - de vol be - drog

deur leue-naars aan - ge - kla.




X Lied :

2.

My liefde word begroet met haat,

terwyl ek bid, o Heer,

die goeie word vergeld met kwaad,

wraak word vir my begeer:



3.

"As regter oor hom aangestel,

wil ons 'n booswig hê;

laat sy gebed selfs teen hom tel,

as klag teen hom gelê."



4.

"Vind hom nou skuldig, vonnis hom,

straf dié wat hom bemin;

mag hy gou aan sy einde kom,

laat ly sy huisgesin."



5.

"Laat dan daarna die woekeraars,

wat hy besit, kom buit;

laat kom daarna die plunderaars

wat roof, en roei hom uit."



6.
"Laat dan sy nageslag niks erf,

laat niks hul lot versag.

Laat hul op soek na kos rondswerf.

Wis uit sy nageslag."



7.
"Die onreg van sy voorgeslag,

die sondes van sy ma,

onthou dit tot die laaste dag,

laat van hul naam niks na."



8.
"Hy was teen mense liefdeloos

in armoede en nood;

hy het die mense hulpeloos

vervolg tot in die dood."



9.
"Laat hy sy eie vloek beleef

oor ander uitgespreek.

Laat dit soos klere aan hom kleef,

laat seën hom ontbreek."



10

Dié men - se wat so teen my praat,
wat kwaad vir my be - geer,
ver - geld hul met hul ei - e kwaad,
laat kom dit op húl neer.




X Lied :

11.
O Here, handel goed met my

ter wille van u Naam;

kom red my, God, en staan my by

soos dit u trou betaam.



12.

My hart is inmekaargetrek,

lank is my skaduwee,

en hulpeloos en arm is ek,

'n sprinkaan, weggevee.



13.

My knieë knak, my lyf is maer,

ek word bespot, verag;

meewarig word ek aangestaar

deur dié wat my belag.



14.
Help my in liefde en in trou

dat mense dit kan merk:

U het, o Here, my behou,

u hand het dit bewerk.



15.

Waar hulle vloek, daar sal U seën

en U sal my verhoor.

Hul kla my aan; U, daarenteen,

sal hulle laat verloor.



16.
Terwyl ek dan in blydskap leef,

sal skande hul oordek.

Mag dit soos klere aan hul kleef.

U dienaar, Heer, is ek.



17.
Ek prys Hom voor die skare luid.

Hy staan die armes by;

veroordeeldes dié laat Hy uit,

hul word deur Hom bevry.

